SUID-AFRIKAANSE RADIOLIGA

SARLNUUS SONDAG 23 JUNIE 2002 U luister na amateurradiostasie ZS6SRL van die Suid-Afrikaanse Radioliga, die nasionale vereniging vir amateurradio in Suid-Afrika, met 'n nuusbulletin wat elke Sondag om 08:15 Sentraal Afrika Tyd (SAT) in Afrikaans en om 08:30 SAT in Engels uitgesaai word. Hierdie bulletin is ook op die webwerf van die SARL by www.sarl.org.za en op pakketbulletinborde beskikbaar. In die nuus vandag:

MOEITELOSE MANIER OM BY DIE SARL AAN TE SLUIT LIDMAATSKAPGELUKSTREKKING VOLGENDE RAE PROBLEME MET LISENSIES BY OKOSA. HF DX-NUUS

Bly ingeskakel vir meer besonderhede hieroor en ander nuusitems. Besoek ook die SARL-webblad of skakel die SARL-kantoor wat vanaf 09:00 tot 13:00 op weeksdae oop is by telefoon 011 675-2393 vir inligting oor hoe om by die SARL aan te sluit, boekverkope en alle verwante amateurradioaangeleenthede.

Die SARL nuusdiens nooi klubs en individue om nuus aangaande amateurradio aan sarlnews@hotmail.com te stuur. Indien moontlik stuur dit asb in Afrikaans sowel as Engels. U luister na ZS6SRL.

Die nuus volg in besonderhede:

MOEITELOSE MANIER OM BY SARL AAN TE SLUIT U nou aanlyn by die SARL aansluit en onmiddelik toegang verkry tot die bladsye wat vir lede alleen beskikbaar is. Dit is tot nog toe die eenvoudigste manier om by die wenspan aan te sluit. Indien u inligting in die roepseinboek verskyn, is dit nog makliker, die webwerf doen al die werk vir jou deur die vorm met besonderhede vanuit die roepseinboek in te vul. Al wat u hoef te doen is om punte by die I's en kruise by die T's te plaas. Besoek die SALR webwerf by www.sarl.org.za om een van die eerstes te wees om op hierdie manier aan te sluit.

LIDMAATSKAPGELUKSTREKKING

'n Aangename verrasing wag op drie nuwe lede wat by die SARL aansluit voor 12 Julie. Drie items is aan die SARL geskenk waarvoor drie name getrek sal word van die wat voor die 12de Julie by die SARL aansluit. Die items is: 'n Tuisalarmstelsel; 'n Telefooninterkomsisteem en; 'n Universele afstandbeheerstel vir TV's ens. Hierdie gelukstrekking is geborg deur Commco.

NUWE LEDE

Die volgende nuwe lede het gedurende die afgelope week by die SARL aangesluit: Andries Duvenhage ZS4AD. Noord-oos Vrystaat Amateurradioklub: Tony Mcewen ZR1T; Peter Crowther ZS5PX; Allan Bowles ZS2BO; Trevor Foxcroft ZS2BV; Frank Kriel ZR1QRM en Matthew Wallace ZS2MW.

VOORNEMENDE MORSEKODE-EKSAMINATORS VERSOEK OM DRINGEND TE REGISTREER

Hierdie is 'n laaste en uiters dringende beroep op persone wat belangstel, om so spoedig moontlik as Morsekode-eksaminators te registreer. Die bestaande gelykgolftoetsers se termyn verstryk aan die einde van hierdie maand, di. 30 Junie 2002. Tensy bestaande/nuwe persone gou registreer, sal die hele stelsel tot stilstand kom. Onthou geen toetsresultate sal geldig wees wat deur ongeregistreerde persone afgeneem word nie. Alle relevante inligting asook aansoekvorms om te registreer, is op die SARL se webwerf beskikbaar of skakel die SARL-kantoor.

VOLGENDE BANDBEPLANNINGSKOMITEEVERGADERING

Die volgende Divisie 6 bandbeplanningsvergadering word op 29ste Junie 2002 by die NARS om 08:00 gehou. Alle Divisie 6 klubs word uitgenooi om seker te maak dat hulle verteenwoordig word by hierdie belangrike vergadering. Vir u kennisname: die ander vergaderings van die jaar sal plaasvind op 24 Augustus en 06 November 2002

VOLGENDE RAE

Die datum vir die volgende RAE is 17 Oktober 2002. Die sluitingsdatum vir inskrywings is 10 September 2002. Die inskrywingsvorms is beskikbaar op die SARL webwerf www.sarl.org.za of kan telefonies aangevra word vanaf die SARL-kantoor by 011-6752393. Die inskrywingsfooi vir die eksamen beloop R250-00. Hierdie bedrag sluit die kandidate wat slaag se lisensiefooi vir die huidige jaar en sertifikaatkoste aan OKOSA in.

PROBLEME MET LISENSIES BY OKOSA.

Die president van die SARL, Sid Tyler, het na afloop van 'n vergadering met OKOSA, SARLnuus meegedeel dat OKOSA tans tegniese probleme ondervind met die uitstuur van 2002 lisensies asook ander amateurverwante inligting soos roepseinopgraderings, ens. OKOSA wend egter 'n ernstige poging aan om die probleme op te los en hoop om eersdaags weer op datum te wees.

ARRL QRP-VELDDAG

Die ARRL hou 'n velddag vir sy QRP-operateurs. Hierdie geleentheid vind jaarliks plaas en wel oor die vierde naweek in Junie. Hierdie jaar vind dit 'n bietjie vro er plaas en wel oor hierdie naweek. QRP-entoesiaste mag nog deelneem aan party van die pret aangesien die VSA meer as 7 uur agter SAT is. Jy sal nooit weet as jy nie probeer nie.

HF DX-NUUS

Hierdie items is verkry uit die RSGB-nuus. Terry, W6/G3MHV, en sy eggenote Mady, KP3YL, sal as G3MHV en G3WHV vanaf Guernsy aktief wees op 10, 15, 20 en 40m tussen 17 en 25 Junie. FR5ZU is vir ongeveer 'n maand werksaam by die weerstasie op Tromelineiland wat as 'n aparte DX-entiteit tel. Hy is in sy spaartyd as FR5ZU/T bedrywig. Z35M is vanaf 1 Junie as ZA/Z35M vanuit Albani bedrywig. Hy sal vir 'n aantal jare daar wees.

NUUS VAN OOR DIE SEE

Die volgende insiggewende berigte is uit Qnews, die amptelike nuusbulletin van die WIA (Wireless Institute of Australia) verkry:

VOLDOENING AAN EMV VEREISTES (IN VK-LAND)

Dit word van alle radioamateurs verwag om bewus te wees van die nuwe Elektromagnetiese Uitstralingsbeheerregulasies wat verwag word in amateurstasielisensievoorwaardes vanaf 1 Julie 2002 ingesluit sal wees. Voldoeningsvlak 1 -Het betrekking op senders wat gedek word deur een van die volgende Vereistes: (a) Die totale gemiddelde krag wat aan al die antennas op die terrein gelewer word moet nie 100 watt oorskry nie en die antennas moet buite bereik wees; (b) Die laagste punt van die antenna moet ten minste 10 meter bokant die grond wees en die Gemiddelde Effektiewe Aangeduide Uitgestraalde Krag moet nie 3200 W oorskry nie. Voldoeningsvlak 2 -Vereis metings en gedokumenteerde bewys van voldoening en het betrekking op alle ander senders.Dit is voorgestel dat die nuwe vereistes vir nuwe lisensies op 1 Julie vanjaar in werking sal tree en dat bestaande lisensiehouers teen Oktober aan die vereistes sal moet voldoen.

IN DIE VSA

Die VSA se Voedsel- en Medisyneadministrasie (FDA) en die FCC het 'n gemeenskaplike webblad genaamd "Cell Phone Facts" in die lewe geroep. Dit is 'n poging om beredeneerde antwoorde aan die publiek te verskaf en nimmereindigende gesondheids- en veiligheidsvrae betreffende die radiofrekwensiekrag, gelewer deur selfone en hul basisstasies, te beantwoord. Die webadres is www.fda.gov/cellphones.

KLUBNUUS

Alberton Amateurradioklub Daar is 'n KOMITEEVERGADERING op 27/06/02En 'n BESOEK AAN BLOEMENDAL op 29/06/02. Die Alberton Amateurradioklub nooi alle Gauteng klubs om die geleentheid saam met hulle by te woon!!! Hulle sal 'n bring en braai na die toer by die Vereeniging Klubhuis hou. Die toer begin om 12:00. Die ko-oordineerder vir hierdie uitstappie is FRED ZS6KJL 082 822 9645. Laat Fred asb weet dat jy gaan bywoon om ons te help met die beplanning.

SAATI-VERGADERING

M reaand, Maandag 24 Junie, bied SAATI 'n interessante demonstrasie aan lede en belangstellendes. Die onderwerp is SATV en die praktiese aspekte van 'n paar van die verskillende programme. Dit vind plaas by die biblioteek in Cantonnemetsweg, Centurion. Die aanvangstyd is 20:00 en daar sal ook lekker eetgoed beskikbaar wees. EN LAASTENS

SONDERLING EN WONDERLIK

Is u 'n amateur wat 'n probleem het met wakkerword om daardie vroegoggend DX-skedule na te kom? Die antwoord mag so naby as die plaaslike winkel wees. Hoe lyk dit met 'n koffiemaker aangedryf deur 'n atoomhorlosie? Dit is geen grap nie. Perfekte Tyd Koffiemaker is die eerste soortgelyke apparaat wat seine

van atoomhorlosies gebruik om dit in sinkronisme te hou met die Nasionale Buro van Standaarde se tydhoustelsel. Die vervaardigers, Melitta Salton, maak daarop aanspraak dat die interne horlosie akkurate tyd reg uit die kassie voorsien deur die WWVB-uitsendings vanaf Boulder, Colorado, te monitor. Al wat die gebruiker hoef te doen is om sy tydsone te kies en die koffiemaker doen die res. Dit skakel selfs outomaties oor na dagligbesparingstyd en sy interne bystandsbattery hou dit aan die gang gedurende kort kragonderbrekings. Salton s dit maak ook lekker koffie! Wat meer kan enige DX-jagter voor vra? Hierdie bulletin is saamgestel deur Gustav, ZS6BWN, en gelees deur ……. vanuit ……. as 'n diens aan radioamateurs, kortgolfluisteraars en elektronikaentoesiaste Die SARL nooi u ook om Sondae om 10:00 na Amateur Radio Mirror International op 21560, 9750 en 7082 kHz en 145,750 MHz in die Pretoriagebied te luister. 'n Heruitsending kan Maandagaande om 20:00 SAT op 3215 kHz gehoor word. ARMI word deur Telkom en Sentech geborg. Kom neem ook deel aan die net van die President van die SARL wat Sondae om 12:00 op 7082 kHz op die lug is. U het geluister na ZS6SRL, dankie dat u by ons aangesluit het Hierdie Afrikaanse uitsending eindig nou en SARLNUUS wens u 'n aangename week toe. Totsiens almal. /EX